# Bring aan die volke die boodskap

486
















1 2 3 4

X Lied :

2

Hy, die geliefde, die enigste
daartoe verkore,
ly vir ons sonde en red ons,
in sonde verlore.
Die Kind word Kneg!
Hy neem ons sondeskuld weg -
ons word in Hom weergebore.

3

Hy wat verstaan, sal die riet
wat geknak is nie breek nie.
Hy laat die swakke, verdrukte nie
vrugteloos smeek nie.
Die Kneg is Heer!
Duisende wag op sy leer -
laat ons hul nood nie vergeet nie.

4

As Hy ons roep tot sy diens,
hoe sal ons dit mag weier?
Hy is almagtig, genadig,
die troue bevryder.
Christus gee krag,
klee ons met koningsgesag -
Hy is ons Koning en Leier.